65

# PSALM 65













1 1b 2 3 4 5

X Lied :

65

## 1(b)

By U, o He - re, vind ons vre - de;

ons son - des word ver - skoon.

Ons word ver - hoor in ons ge - be - de

in Si - on waar U woon.

1 1b 2 3 4 5




Lied :

2.

U *kies ons* uit in *u g*enade
om *in u* huis te woon;
U *wys ons* daar u *trou*e dade;
u *guns word* ons betoon.
Ook *dié uit lande afg*eleë
ver*trou op U, o* Heer,
ook *hul wat leef oor verre* seë
wil *hul na U toe* keer.

3.

U *huis, o* Heer, staan *oop, is* heilig.
Dis *goed om* daar te woon.
Wie *by U* bly, dié *is be*veilig.
U *guns word* hul betoon.
U *is met mag en krag om*gewe.
Ons *sien U in u* krag;
ook *wie in verre land*e lewe,
het *vir u werk ont*sag.

4.

U *krag kom* so tot *open*baring:
Die *see hou* op rumoer,
U *bring die* nasies *tot b*edaring,
u *berg staan* ongeroer.
Voor *U word elke mag g*edweeë.
U *laat die mensdom* juig.
Ook *in die lande afg*eleeë
word *van u mag g*etuig.

5.
U *maak ons* koring*lande* vrugbaar,
die *grond is* week gereën,
sag *deur die* kluite *loop die* ploegskaar,
oor*vloedig* is u seën.
Vol *water is die groot ri*viere,
die *grasvelde staan* ruig,
daar's *volop weiding vir die* diere,
die *aarde sing en* juig.